585

# O Jesus, laat ons nooit vergeet













1 1b 2 3

X Lied :

585

1(b)

U ken ons lief -de en ons haat,
deur-skou ons wen-se en ons stre-we.
Al wat ver-bor - ge is, word lig
wan - neer dit kom voor u ge - rig.

1 1b 2 3

X Lied :

2

As Middelaar mag ons U sien,
al het ons niks van U verdien -
U wat ons skuld by God betaal het.
Ons mag gelowig op U bou,
ons toekoms aan U toevertrou -
U wat vir ons die kroon behaal het.
Ons kom nie in die oordeel meer -
leef uit die vryspraak van ons Heer.

3

So word u wederkoms ons hoop,
u liefde sluit die toekoms oop,
u Gees herskep ons wil en strewe.
Ons oë bly op U gerig
voor wie die duisternis moet swig -
U is die waarheid en die lewe.
Ons harte juig: Die Heer kom weer!
Kom Jesus, ja, kom spoedig, Heer!